

# NEDERDUITSCH HERVORMDE KERK

## GEMEENTE PHALABORWA

# **FEESBLAD**

## KWARTEEUFEESVIERINGE

## FEBRUARIE 1991

**VOORWOORD**

Wanneer 'n gemeente 'n kwarteeu oud word, lê daar reeds 'n ryke geskiedenis na agter op die lewenspad wat verby is. In 'n sekere sin is dit egter geskiedenis wat verlore kan gaan. Die huidige gemeentelede kan so besig wees met die hier en nou van hulle kerkwerk, dat daar min gedink word aan dit wat in die verlede met hulle gemeente gebeur het. Dit, terwyl daar dikwels so baie geleer kan word uit die verlede.

Vir my was dit 'n eer en 'n verrykende ervaring om die verloop van die geskiedenis van die gemeente Phalaborwa te kon nagaan en op skrif te stel. Maar, soos seker met al sulke pogings die geval is, het enkele probleme, wat tot 'n uiteindelike keuse moes lei, hulle voorgedoen. Aan die een kant kon die beskrywing van gebeure feit vir feit, gebeurtenis op gebeurtenis en datum na datum behandel word. Dit sou hiervan 'n lywige wetenskaplike dokument kon maak, maar met sekerlik min uiteindelike lesers. Aan die ander kant kon dit bloot net die vermelding van enkele noemenswaardige gebeure in 'n bepaalde volgorde wees, wat weer op sy beurt onbevredigend sou wees. Hierdie bladjie wil erens tussen hierdie twee pole sy taak verrig. Dit is om vir u, die leser, die geleentheid te gee om met die lees hiervan 'n deeglike oorsig te kan kry van die wel en weë van hierdie mooi gemeente - die gemeente Phalaborwa.

Om die notules deur te werk was 'n ervaring wat my altyd sal by bly. Soveel te meer toe ek, diep onder die indruk van die nougesetheid en deeglikheid waarmee dit opgeteken is, kon besef en sien dat dit uit liefde vir die Heer en vanuit die oortuiging van hulle geloof was, dat elke skriba hierdie opgelegde taak van notulehouding verrig het.

Ek dra hierdie blad dan ook graag aan elkeen van hulle op.

PHALABORWA
FEBRUARIE 1991

Ds D W VAN DER WATT

INLEIDING

In die begin, kan 'n mens byna sê, was die Laeveld woes en leeg. Tussen Mopanies en Maroelas het die ryke dierelewe ongestoord die seisoene deurleef terwyl die bleek stamme van eeu-oue Hardekole jaloers gewaak het oor die onversteurdheid van dié deel van die wêreld wat later 'n miernes van bedrywighede sou word.

Met die inbeweeg van 'n swart stam vanuit die noorde het die impak van die mens op hierdie stukkie paradys egter begin. Aangesien hulle metaalwerkers was, was hulle op die uitkyk na ystererts waarvan hulle hul ruilware kon maak. Uiteindelik sou hulle dit vind op Loolekop, nie ver van die samevloei van die Selati- en Olifantsriviere nie. Hier sou hulle hul intrek neem en met primitiewe metodes yster en koper uit die oertydse rots smelt.

Dit was egter met die aankoms van die witman dat die rustigheid van die eeue stadig maar seker begin verander het. Alhoewel daar sekerlik vroeër reeds blanke jagters en prospekteerders in die gebied was, is hierdie onherroeplike veranderinge in alle erns ingelui deur 'n reis wat Dr Hans Merensky in 1904 deur die gebied onderneem het. Hy moes op 'n plek genaamd Gravelotte, ondersoek instel na die moontlikheid van 'n goudmyn aldaar. Daarmee klaar, het hy besluit om na sekere gerugte oor primitiewe smelterye verder na die Ooste, ondersoek in te stel. Sy reis het hom uiteindelik gebring by 'n gebied waar enkele prominente koppies naby die samevloei van die Selati- en Olifantsriviere sonverbleik uitgestaan het bo die see van bosse aan hulle voete. Hier, op een van die koppies genaamd Loolekop, het hy 'n waarneming gemaak wat uiteindelik sou lei tot 'n geweldige toestroming van mense na die gebied. In die rots kon hy Apatiet herken.

Een-en-veertig jaar later is hierdie waarneming opgevolg deur 'n prospekteerprogram wat getoon het dat daar feitlik onbeperkte fosfaatafsettings in die gebied teenwoordig was. Al hierdie aktiwiteite sou dan ook uiteindelik lei tot die stigting van Foskor in 1951 met die doel om fosfaat te ontgin vir die produsering van superfosfaat vir gebruik, onder andere, in die Landbou. Op sy beurt sou dit weer die stigting van die dorp Phalaborwa in 1955 tot gevolg hê, want gepaardgaande met die toenemende mynboubedrywighede het 'n toestroming van mense ook plaasgevind.

So moes hierdie eens so rustige woesterny met sy kosbare en delikate skat van Fauna en Flora ook swig voor die aanslae van die prospekteerpik en magtige masjinerie. Die mens het gekom, die tsetsevlieg en malaria oorwin en die aarde begin ontbloot soos daar op min plekke elders in die wêreld te sien is.

Gelukkig het 'n stuk van hierdie woesterny nie ver van al hierdie bedrywighede nie, oorgebly. Die Nasionale Krugerwildtuin aan die oosgrens van Phalaborwa sorg dat 'n mens bewus bly van hoe dit eens oral in die Laeveld moes gelyk het: ongerep, ongeskonde, ongetemd en vry ......

AANLOOP TOT AFSTIGTING

'n Gemeente se geskiedenis begin lank reeds voordat afstigting plaasvind. Diegene wat op 'n bepaalde plek woon en werk, vorm immers deel van 'n bestaande gemeente. Wanneer omstandighede egter so op daardie plek ontwikkel dat getalle dit regverdig, word 'n nuwe gemeente gevorm deurdat daardie bepaalde deel ophou om as 'n gedeelte van 'n reeds bestaande gemeente te funksioneer en begin om as 'n selfstandige nuwe gemeente sy Koninkrykswerk in die wêreld te verrig.

So was dit ook die geval met die gemeente Phalaborwa. Die lidmate van die Nederduitsch Hervormde Kerk wat met die ontwikkeling rondom die mynboubedrywighede hier te lande gekom het, moes ook iewers kerklik ingeskakel word. Aangesien feitlik hierdie hele Laeveldse gebied deel was van die gemeente Tzaneen, het dit beteken dat die inwoners van die nuutgestigte dorp vandaar af bedien is.

Vir 'n hele aantal jare sou dit die toedrag van sake wees totdat die uitbreidings rondom die verdwynende Loolekop so 'n omvang aangeneem het, dat daar ernstig begin dink is aan die vorming van 'n nuwe gemeente - die gemeente Phalaborwa. Daar was velerlei vroeëre gedagtes hieroor, maar uiteindelik het die kerkraad van die gemeente Tzaneen op 1 Februarie 1964 besluit dat grond in Phalaborwa gekoop moet word met die oog op moontlike afstigting in die toekoms.

Die eerste daadwerklike stappe tot sodanige afstigting sou egter byna eers 'n jaar later geneem word. Op 6 Februarie 1965 besluit die kerkraad van die gemeente Tzaneen dat Ds. H J Geyser 'n vergadering met die lidmate te Phalaborwa moet belê sodat die hele aangeleentheid van afstigting, met al die implikasies daaraan verbonde, bespreek kon word. Die bedoeling hiermee was dan ook dat die lidmate van Phalaborwa hulle mening rondom afstigting sou kon uitspreek. Klaarblyklik was die reaksie van hierdie lidmate oorweldigend positief ten opsigte van die beoogde afstigting, want Ds. H J Geyser kon aan die kerkraad van Tzaneen berig dat die lidmate te Phalaborwa graag wil hê dat daar vroeg in 1966 oorgegaan sal word tot die stigting van 'n eie selfstandige gemeente in Phalaborwa. Op hierdie mededeling het die kerkraad van Tzaneen besluit dat daar by die eersvolgende ringsvergadering van die Ring van Zoutpansberg toestemming gevra sal word dat so 'n afstigting mag plaasvind.

Hierdie ringsvergadering het op 9 Junie 1965 te Messina plaasgevind waartydens Ds H J Geyser 'n volledige beskrywing van die omstandighede in Phalaborwa gegee het. Daarop het die ringsvergadering besluit om die Ringskommissie opdrag te gee om voort te gaan met die afstigting van die nuwe gemeente. Hierna het die kerkraad van die gemeente Tzaneen op 7 Augustus 1965 die besluit geneem dat 'n gemeente met 185 belydende lidmate gedurende Februarie 1966 te Phalaborwa afgestig sal word en dat die grense van die te stigte gemeente as volg sal wees: "Noord - die Letabarivier; Suid - die Olifantsrivier; Oos - die grens tussen die Republiek en Mosambiek; Wes - die rooilyn op die 31ste breedtegraad, d.w.s. die lyn tussen die plase Mahalé 141 aan die westekant en Belasting 142 aan die oostekant,

Wildebeest 149 aan die westekant en Leeuwkop 148 aan die oostekant, Scheiding 474 aan die westekant en Leeuwspruit 475 aan die oostekant, Alonbridge 473 aan die westekant en Zebra 476 aan die oostekant, Ziek 192 aan die westekant en Droëebult 193 aan die oostekant, Ram 205 aan die westekant en Mashishimale-lokasie aan die oostekant, Punt 213 en Try 215 aan die westekant en Môrelag 203 aan die oostekant tot aan die Mica-Phalaborwa pad. Daarvandaan in 'n westelike rigting met die Mica-Phalaborwa pad, tot by die aansluiting van die Mica-Gravelotte pad, waarvandaan in 'n suidelike rigting tot aan die Olifantsrivier. Die plase, Lily 530, Archie 532, Square 128, Hope 212 en Punt 213 sal almal lynplase wees en die dorpsgebied van Mica". Afgesien van geringe wysigings wat in die jare na afstigting gemaak is, het hierdie verdeling grootliks dieselfde gebly. Die kerkraad van die gemeente Tzaneen het verder ook besluit dat die nuwe gemeente 'n bruidskat van R2 000 sou ontvang met dien verstande dat die aankoopprys van die twee kerkerwe te Phalaborwa hiervan afgetrek sou word. Die prys van die twee erwe was R400 elk, wat die kontantbedrag van die bruidskat uiteindelik R1 200 sou maak.

En so het die inskrywings in die geskiedenisboek van die gemeente Phalaborwa begin. Die eens rustigheid en vreedsaamheid van die pragtige Laeveld moes plek maak vir die ontwikkelingsdrang van die mens en daarmee saam die vorming van 'n nuwe gemeente. Uiteindelik, in Februarie 1966, sou die gemeente Phalaborwa sy regmatige plek in die Kerk en tussen die groen oorvloed van die bome van die boswêreld kon inneem.

AFSTIGTING

Saterdag, 26 Februarie 1966, sou die uiteindelike geboortedag van die nuwe gemeente wees toe die ringskommissie onder voorsitterskap van Ds H J Geyser, saam met verskeie van die lidmate van Phalaborwa, om 19:00 in die kerkgebou van die N G Gemeente Phalaborwa vergader het.

By dié geleentheid is die afstigtingsvoorwaardes, soos goedgekeur deur die ringskommissie, voorgelees waarna oorgegaan is tot die verkiesing van kerkraadslede vir die nuutgestigte gemeente. As ouderlinge is verkies: J P du Toit, A F van Schalkwyk, D J van der Walt, N J J Erasmus, J Botha, C J Engelbrecht, P J Kemp, H L Bronkhorst, M C J van Schalkwyk, Z A Neethling, M F Horn en J J Basson. As diakens is verkies: J Wernich, P J Greyling, N J van Schalkwyk, M J Marais, P P J J Prinsloo, J D de Beer, P Basson, J J Terblanche, H P J van Nieuwenhuizen, F Groenewald, P van Staden en B Smit. As eerste skriba van die gemeente Phalaborwa is diaken N J van Schalkwyk verkies terwyl diaken M J Marais die eerste kassier sou wees. Verder is broeder W Botha verkies tot Superintendent van kategese en ouderling M C J van Schalkwyk tot Jeugouderling. Die finansiële kommissie sou bestaan uit die skriba, kassier, predikant en twee addisionele lede naamlik ouderling J J Basson en diaken P J Greyling.

Die bevestiging van hierdie eerste kerkraadslede in hulle onderskeie ampte is waargeneem deur Ds P W van Heerden, skriba van die Ring van Zoutpansberg. Hierna het die gemeente aan die kerkraad opdrag gegee om so gou as moontlik 'n predikant te beroep terwyl die moontlikheid van 'n kombinasie met die gemeente Kampersrus ook ondersoek moes word. Laastens is die bruidskat asook twee notuleboeke, die doop- en lidmateregister, die presensieregister van lidmate binne die grense van die gemeente asook 'n kaart waarop die gemeentegrense aangedui is, deur Ds H J Geyser aan die nuutverkose kerkraad oorhandig.

Die eerste kerkraadsvergadering het dieselfde aand om 21:00 onder voorsitterskap van die konsulent, Ds P W van Heerden plaasgevind. Hiertydens is in alle erns met die organisering van die gemeentelewe begin. Waar die reëlings in verband met eredienste, kategese, ampswerk en selfs die jaarlikse basaar vroeër in Tzaneen getref is en aan die predikant van Tzaneen asook die wykskommissie van Phalaborwa oorgelaat is om tot uitvoer te bring, kon die kerkraad van die gemeente Phalaborwa nou oorgaan tot die vorming en reëling van 'n eie gemeentelewe rondom die weeklikse eredienste. Daarom is dit ook van pas dat die eerste genotuleerde besluit van die kerkraad juis was dat die eerste erediens van die gemeente sou plaasvind op 13 Maart 1966 om 19:00 in die saal van die Laerskool Phalaborwa.

So het die geboorte-uur van die gemeente Phalaborwa gekom en gegaan. 'n Nuwe gemeente is gevoeg by die getal van die gemeentes van die Nederduitsch Hervormde Kerk van Afrika. Met 'n handvol lidmate, R2 000 in die bank, 'n paar amptelike boeke, geen eie kerkplek maar ook met nimmereindigende ywer, entoesiasme, geloof en hoop is die gemeentepad begin loop. Weliswaar sou dit nie altyd 'n gelyk pad wees nie. Die opdraendes sou ook daar wees, maar die geloofsmoed, vasberadenheid en innerlike oortuiging sou nooit wyk nie.

DIE EERSTE PAAR TREE

Met die eerste kerkraadsvergadering na afstigting, op 12 Maart 1966, onder voorsitterskap van die konsulent, Ds P W van Heerden, het die organisasie van die gemeente verdere aandag geniet. Hiertydens is na velerlei aspekte gekyk om die ampswerk in die gemeente vlot te laat verloop. So het die reëlings rondom eredienste, die bywoning van die kategeseklasse, die opsigwerk van die ouderlinge en die barmhartigheidsdiens deur die diakens reeds toe al die regmatige aandag en tyd geniet. Verder is daar ook berig dat die gemeente 'n eie posbus kon bekom - die nou al bekende Posbus 456. Die eerste koster van die gemeente is ook gekies in die persoon van diaken J Terblanche terwyl diaken P Basson die eerste kolporteur en diaken E J Smit die eerste skriba vir Registrasie sou wees. As in gedagte gehou word dat twee diakens reeds by die vorige vergadering verkies is tot skriba en kassier, is dit duidelik dat die amp en persoon van die diaken van vroeg af reeds sy volwaardige plek in die gemeentelewe ingeneem het.

Om uitvoering te gee aan die opdrag van die gemeentevergadering om so gou as moontlik 'n eie predikant te beroep, het die kerkraad ook besluit om 'n gesamentlike vergadering met die kerkraad van die gemeente Kampersrus te belê ten einde die moontlikhede van 'n kombinasie tussen die twee gemeentes te ondersoek en indien dit kan slaag, dan saam 'n predikant te beroep.

Hierdie vergadering sou op 18 Maart 1966 in die saal van die N G Gemeente Phalaborwa plaasvind. Hiertydens is 'n konsepooreenkoms tussen die twee kerkrade opgestel wat tydens die pouse ook deur die ringskommissie van die Ring van Zoutpansberg goedgekeur is. Dit het die weg gebaan daartoe dat die gemeente Phalaborwa saam met die gemeente Kampersrus, 'n eerste eie predikant kon beroep en wel in die persoon van Prop. C L van den Berg.

Hierdie beroep het nie op dowe ore geval nie en in April 1966 word Ds Mossie, soos hy allerweë bekend gestaan het, in die gemeente ontvang en bevestig as die eerste predikant van die gemeente Phalaborwa. Huisvestig vir die predikant en sy gesin sou nou die grootste prioriteit geniet en daarom besluit die kerkraad dan ook kort na sy bevestiging dat daar onmiddellik voortgegaan moet word met die bou van 'n pastorie. Op 7 Mei 1966 het die gemeentevergadering hiervoor die nodige toestemming gegee en kon die werk in alle erns begin word. Tot tyd en wyl die pastorie voltooi sou word, sou Ds Mossie aanvanklik op sy plaas aan die Letabarivier bly en later in 'n huurhuis in die dorp.

<u>Die Janssenssingelpastorie word gebou</u>

Op 5 Mei 1966 verneem die kerkraad dat die Raad van Finansies aan die Administrateur opdrag gegee het om R14 000 beskikbaar te stel vir die bou van 'n pastorie of so nie, om borg te staan vir die verkryging van 'n lening. 'n Grondplan wat van die Administrateur verkry is, is ook aan die vergadering voorgelê en dit is aanvaar. Hierop is die volgende boukommissie saamgestel: Ds C L van den Berg (sameroeper), ouderling J J Basson, diakens

P J Greyling en M J Marais en broeders Annandale, Swart en Kotze. Met die volgende vergadering is ouderling M C J van Schalkwyk as verdere addisionele lid op die boukommissie verkies en is die planne vir die beoogde pastorie gefinaliseer.

Nadat die bouplanne goedgekeur is en tenders gevra is, kon die kerkraad die gemeentevergadering van 10 September 1966 dienooreenkomstig inlig en ook bekend maak dat die pastorie uiteindelik ongeveer R16 000 sou kos om te voltooi. Met die goedkeuring van die gemeentevergadering kon die boukommissie toe voortgaan en bouwerk het kort hierna 'n aanvang geneem. Daar is flink gevorder, want die pastoriepaar kon die nuwe woning reeds teen die einde van daardie jaar betrek. Die finale betaling op die pastorieskuld sou minder as 'n jaar later, in Oktober 1967, gemaak word.

So is die eerste mylpaal na afstigting met die bou van die Janssenssingelpastorie bereik. Nou kon daar vorentoe gekyk word na die volgende doelwit van die jong gemeente - die bou van 'n eie kerkplek.

## Kerkbou

Alhoewel die eerste gedagtes aan die bou van 'n kerkgebou vroeg reeds voorgekom het, sou die verwesenliking daarvan eers 'n hele paar jaar later plaasvind. Tydens 'n gemeentevergadering op 13 Februarie 1967 het die gemeente reeds toestemming verleen dat die kerkraad voorbereidings kon tref vir die oprigting van 'n kerkgebou. Enkele maande later sou die kerkraad weer hieroor besin toe Ds Mossie gemeld het dat daar gepoog moes word om eers 'n paar duisend rand bymekaar te maak voordat daar voortgegaan sal kan word met die bou van 'n kerk aangesien lenings moeilik bekombaar was.

Dit het blykbaar daartoe gelei dat die entoesiasme ietwat gedemp is aangesien die aangeleentheid eers weer ongeveer 'n jaar later ter sprake gekom het. Op 16 Augustus 1967 het die kerkraad besluit om by die gemeentevergadering aan te beveel dat 'n kerkgebou opgerig moet word, maar na deeglike besinning het die gemeente besluit om eers te poog om binne die volgende twaalf maande 'n boufonds van ongeveer R20 000 te probeer opbou. Uiteindelik sou die begeerte na 'n eie kerkplek tog daartoe lei dat die gemeente op 25 Augustus 1968 besluit het om onmiddellik voort te gaan met die bou van 'n kerk, al was die nodige fondse nog nie ingesamel nie.

Hierop het die kerkraad 'n boukommissie daar gestel te wete die finansiële kommissie met ouderlinge P J Greyling en H J de Beer as gekoöpteerde lede. Hierdie kommissie het in alle erns weggespring om hulle opdrag ten uitvoer te bring. Op hulle aanbeveling besluit die kerkraad op 17 Oktober 1968 dat daar beplan moet word vir 'n kerkgebou met 350 sitplekke asook 'n saal met nog 100 addisionele sitplekke. Om hierdie beplanning op dreef te kry, is daar verder ook besluit dat die lede van die boukommissie op 'n reis sou gaan om na 'n paar bestaande kerkgeboue te gaan kyk. Die uiteinde hiervan was dat die kerkraad op hulle

aanbeveling, besluit het dat Mnr Brink die argitek sou wees en dat daar beplan sal word op die basis van Sunnyside se kerkgebou. Vir 'n jong gemeente wat pas maar 'n pastorie gebou het, sal die koste-aspek van so 'n bouonderneming altyd 'n faktor bly waarmee rekening gehou moet word. Daarom is daar ook besluit dat die uiteindelike koste van die kerkgebou nie meer as R60 000 moet beloop nie - 'n besluit wat later aan die aanvanklike beplanning 'n verandering sou bring.

Die aanbreek van 1969 sou vir verdere optimisme sorg, want op 13 Februarie 1969 word die sketsplanne aan die kerkraad voorgelê vir besigtiging. Dit sou egter nie lank duur nie. As gevolg van probleme op sy plaas moes Ds Mossie drie maande spesiale verlof neem om daaraan aandag te gee. Teen Junie 1969 was daar selfs sprake dat hy as predikant sou moes bedank as omstandighede rondom die boerdery nie verander nie. In die lig hiervan het die kerkraad toe op 19 Junie 1969 besluit om eers te wag met die bouery totdat daar duidelikheid is rondom die omstandighede van Ds Mossie. 'n Maand later, op 17 Julie 1969, het die kerkraad egter verneem dat die probleme wat daar was, iets van die verlede is. Daarop is besluit om onmiddellik voort te gaan met die bou van die kerk.

Met alles nou weer op dreef, deel die boukommissie die kerkraad in Augustus van daardie jaar mee dat die berekeninge rondom die bouwerk toon dat die kerkgebou en die saal ongeveer R90 000 sal kos. Op aanbeveling van die boukommissie is daar toe besluit dat die saal weggelaat sou word wat die oprigtingskoste op sowat R74 000 te staan sou bring.

Hierna het 'n gesloer ingetree en moes daar keer op keer tydens kerkraadsvergaderings gerapporteer word dat daar nog geen finaliteit bereik kon word met die finale bouplanne en lenings nie. Uiteindelik sou die drome van 'n eie kerkplek egter sy grootste knou kry, deurdat Ds Mossie 'n beroep na Vereeniging in Januarie 1970 aanvaar het. Alhoewel die kerkraad besluit het om voort te gaan met die bouery, sou alles eers weer op dreef kom met die aankoms van die volgende predikantspaar in die gemeente.

Gelukkig sou die gemeente nie vir lank vakant bly nie, want in Junie 1970 is Ds L A Pretorius in die gemeente bevestig. Intussen is daar vanaf die kant van die Raad van Finansies ook probeer om 'n demper te plaas op die gemeente se planne om 'n kerk te bou.

Op 15 Februarie 1970 deel die boukommissie die kerkraad mee dat die Raad van Finansies aanbeveel het dat daar eers gewag moes word met die bouwerk totdat die gemeente ten minste R25 000 bymekaar kon maak. By hierdie aanbeveling sou die Raad van Finansies egter ook nie bly nie. Twee maande later, op 16 April 1970, deel die boukommissie die kerkraad weereens mee dat die Raad van Finansies nou van mening was dat ten minste die helfte van die boukoste byeen gebring moes word voordat daar toestemming verleen sou word om te bou. Dit het gelei tot ontevredenheid in die kerkraad aangesien die Raad van Finansies in 'n kort tyd so drasties van mening verander het. Daar is toe besluit om 'n skrywe aan die Raad van Finansies te rig sodat helderheid oor die saak verkry kon word. Die uiteinde van alles sou wees dat die Administrateur, Mnr A B v. N Herbst, die gemeente sou besoek waartydens die

boukommissie met hom in gesprek getree het aangaande die befondsing van die bouprojek. Hierdie gesprek moes baie gunstig verloop het, want op 16 Julie 1970 rapporteer die boukommissie dat die Administrateur na afloop van die gesprek onderneem het om by die Raad van Finansies aan te beveel dat die bouprojek mag aangaan. Hierdie mededeling het tot gevolg gehad dat die kerkraad besluit het om onmiddellik voort te gaan met die bouprojek en 'n tender van Maatstaf Bouers te aanvaar. Met al die struikelblokke nou uit die weg geruim en met hernude ywer en entoesiasme, is die werk toe ook aangepak en vind die sooispitfunksie op Vrydag, 6 November 1970 plaas.

Die jaar 1971 sou die voltooiing van die kerkgebou sien. Die hoeksteenlegging deur Ds Loekie Pretorius het op 13 Maart 1971 plaasgevind te midde van al die bouwerk. Tesame met hierdie heuglike geleentheid het die gemeente ook hulle vyfjarige bestaan herdenk. Dit alles het sekerlik van dié dag 'n besondere belewenis gemaak.

Die bou-aktiwiteite sou volgens skedule verloop en die kerkraad kon in September 1971 besluit dat die inwyding van die kerkgebou op 23 en 24 Oktober 1971 sou plaasvind. Intussen het die kerkterrein ook nie agterweë gebly nie en is daar hard gewerk aan die verfraaiing daarvan. So is daar 'n hele aantal bome in die tyd aangeplant wat vandag nog hulle welkome skadu's teen die somerhitte bied.

Met die inwyding van die kerkgebou kon 'n trotse gemeente meld dat die gebou en orrel vir 'n bedrag van ongeveer R90 000 gebou kon word. Hiervan is R53 000 van die Raad van Finansies geleen terwyl die res met funksies en ander verkope geïn is. So besield het die gemeente onder leiding van Ds Loekie Pretorius gewerk, dat daar byvoorbeeld in die jaar wat die inwyding voorafgegaan het, ongeveer R29 000 ingesamel is.

Vir die kerkraad kon sy werksaamhede vir die jaar 1971 ook in 'n ander sin op 'n besondere wyse afgesluit word, want op 18 November 1971 kon die eerste kerkraadsvergadering in die konsistorie van die kerkgebou gehou word.

So het 'n besondere tyd in die geskiedenis van die gemeente Phalaborwa ook tot 'n einde gekom. Die vyfjaar-oue gemeente het nou sy eie kerkplek gehad, die standplaas was gevul en die Woord van God kon weerklink in die ruimte wat 'n klompie gelowiges daarvoor gebou het.

## MET VASTE TRED VORENTOE

### Ds L A Pretorius se dienstydperk na kerkbou

Om 'n kerkgebou op te rig vra nie net baie, finansieel gesproke, van 'n gemeente nie, maar is ook baie tydrowend. Dit is dus onvermydelik dat die ampswerk in sulke tye ietwat agterweë gelaat sal word, sodat daar sodoende genoeg aandag en toesig aan die bouwerk gegee kan word. Daarom dat daar so dikwels na sulke groot projekte in 'n gemeente, 'n daadwerklike poging na vore kom om die geestelike versorging van die gemeente weer tot sy reg te laat kom.

Dit was dan klaarblyklik ook die geval met die gemeente Phalaborwa. Met die kerkbouery nou agter die rug, was 'n nuwe ywer te bespeur om die gemeente te lei en te leer. So het Ds Loekie Pretorius by die eerste gemeentevergadering na afloop van die inwyding reeds uitdruklik gemeld dat hy voortaan meer en deegliker aandag aan huisbesoek sou spandeer.

Die gemeente Kampersrus sou in die tyd ook van die geleentheid gebruik maak om Ds Loekie Pretorius daarheen te beroep in kombinasie met Phalaborwa. Eintlik is die aanvoorwerk hiervoor heelwat vroeër al gedoen. Reeds in 1970 het die gemeente Kampersrus voelers begin uitsteek na 'n moontlike kombinasie nadat die vorige ooreenkoms verval het met die vertrek van Ds Mossie. Die ringsvergadering het verder ook in 1971 versoek dat die twee kerkrade daadwerklik aandag moet gee aan die vorming van so 'n kombinasie. In Augustus 1971, tydens 'n gesamentlike vergadering, is 'n ooreenkoms vasgestel en kon Kampersrus met die beroep voortgaan. Uiteindelik is Ds Loekie Pretorius op 12 Maart 1972 daar bevestig.

Vir bykans nog een en 'n halwe jaar sou Ds Loekie Pretorius met groot ywer in die twee gemeentes arbei. In dié tyd sou hy op sy treffende manier voortgaan om leiding te gee aan lidmate in hulle dienswerk vir die Hemelse Vader totdat hy in Junie 1973 'n beroep aanvaar het na die gemeente Wonderboompoort.

### Beroep na beroep na beroep...

Sewentien jaar gelede was die tekort aan predikante in die kerk, 'n onaangename werklikheid waarmee ook die gemeente Phalaborwa te doen gekry het. Na die vertrek van Ds Loekie Pretorius sou die gemeente vir bykans een en 'n halwe jaar moes wag voordat die standplaas weer gevul kon word.

Eers die sestiende beroep sou suksesvol wees en is Ds J H van Heerden in Januarie 1975 in die gemeente bevestig as die derde predikant van die gemeente Phalaborwa.

## Die dienstydperk van Ds J H van Heerden

Die twee jaar wat Ds Buks van Heerden in die gemeente sou arbei, sou gekenmerk word deur voortgesette harde werk om die skuld op die kerkgebou af te betaal. So is die groenteprojek wat in die tyd van Ds Loekie Pretorius begin is, voortgesit terwyl daar met die gebruiklike funksies verder gepoog is om die nodige fondse te in vir die betaling van die kerkskuld. Uiteindelik sou die vreugde in November 1975 beleef kon word om die kerkskuld na vier jaar af te betaal. Daarmee het die gemeente daarin geslaag om in minder as tien jaar na afstigting 'n pastorie en 'n kerkgebou te bou - voorwaar 'n merkwaardige prestasie as in ag geneem word dat daar begin is met 'n skamele bruidskat van R2 000. Hiertoe het die NHSV vanaf hulle stigting op 30 November 1966, inderdaad 'n reuse bydrae gelewer.

Met die vertrek van Ds Loekie Pretorius het die kombinasie-ooreenkoms tussen Kampersrus en Phalaborwa weereens verval. Na die aankoms van Ds Buks van Heerden is daar toe weer voelers deur Kampersrus uitgesteek om 'n kombinasie tot stand te bring. Hierdie keer was die kerkraad van Phalaborwa egter nie daarvoor te vinde nie aangesien hulle van mening was dat die bearbeiding van die gemeente reeds sulke afmetings aangeneem het, dat dit die voltydse aandag van 'n predikant geverg het.

Juis dan ook as gevolg van die begeerte dat die gemeente op die beste moontlike wyse bearbei moet word, het die kerkraad in dié tyd reeds vooruit gekyk en op grond van hulle aanbeveling het die gemeente op 31 Augustus 1975 besluit om twee geskikte erwe in Uitbreiding 7 van Phalaborwa vir toekomstige gebruik aan te koop.

Die jaar 1976 sou ook die viering van die gemeente se tiende bestaansjaar meebring. Dit is gedoen met 'n erediens op Donderdag, 26 Februarie 1976 wat deur Dr D J Booysen gelei is. Tien jaar vantevore, tydens die eerste gemeentevergadering kon die Konsulent, Ds P W van Heerden, sê dat die nuwe gemeente gelukkig was om te kon spog met 19 wyke en ook die hoop uitspreek dat die gemeente van krag tot krag sou gaan. Dit het inderdaad dan ook gebeur. Onder die seënende hand van die Here kon die gemeente leef en bou en werk en aanbid en uiteindelik toe terugkyk op tien gelukkige en ryke jare.

Die tiende bestaansjaar van die gemeente sou egter ook die laaste jaar wees wat Ds Buks van Heerden in die gemeente werksaam was. In Februarie 1979 sou hy, na ongeveer twee jaar in die gemeente, 'n beroep na die gemeente Turffontein aanvaar. Enkele maande voor sy vertrek het die kerkraad ook die aanstelling van 'n Administratiewe Beampte oorweeg, maar na deeglike oorweging is besluit om nie daaraan uitvoering te gee nie. Uiteindelik sou die aanstelling van so 'n Administratiewe Beampte eers in die tyd van Ds Flip Prinsloo, tydens die tagtigerjare 'n werklikheid word.

<u>Ds Abeltjie kom.... en die kerkgebou raak te klein vir die kategeseklasse</u>

Die volgende predikant wat die standplaas sou vul, was Ds A D Botha. Nadat die gemeente hierdie keer slegs sowat 'n halwe jaar vakant was, is hy in September 1977 in Phalaborwa bevestig as die vierde predikant van die gemeente.

Kort na sy aankoms word die eerste gedagte aan die oprigting van kategeseklasse geopper en word die aangeleentheid om so 'n sentrum te bou deur die kerkraad vir ondersoek na die finansiële kommissie verwys. Die erns wat met kategese in die gemeente gemaak is, asook die verdere uitbreiding wat in die dorp plaasgevind het met die gepaardgaande groei in lidmatetal, het hierdie stap genoodsaak. Aangesien die gemeente vroeër reeds hierdie groei voorsien het en die nodige erwe aangrensend aan die kerk en pastorie gekoop het, was die ruimte vir die oprigting van sodanige kategeseklasse nie 'n probleem nie. Finansieël sou die gemeente die verpligtinge rondom die bouwerk ook kon behartig aangesien daar toe reeds 'n stewige belegging juis vir die doel opsy gesit was.

Die oprigting van die kategese-sentrum sou egter vir 'n geruime tyd sloer, want eers in Maart 1979 word berig dat die planne gereed is en dat die bouwerk nou kon begin. Intussen het die NHSV die verantwoordelikheid om die kombuis toe te rus, op hulle geneem en onder andere met kollekteblikkies begin om fondse daarvoor te in. Gedurende April is tenders gevra en ook aansoek by die ringskommissie gedoen om voort te kan gaan met die bouwerk. Alles het hierna vlot verloop en op 20 Junie 1979 verneem die kerkraad dat die bouwerk begin het. Twee ouderlinge, te wete P J Greyling en H F C Prinsloo sou gedurende die bouwerk namens die kerkraad 'n wakende oog oor al die aktiwiteite hou en onder hulle leiding het alles so flink verloop dat die projek in November 1979 afgehandel kon word teen 'n totale koste van ongeveer R21 000. Die gebou is ook so beplan dat dit tegelykertyd as 'n saal kon dien, wanneer die gordyne wat die verskillende klasse afgeskort het, oopgetrek is. So het Ds Abeltjie soos byna elkeen van sy voorgangers, 'n belangrike bouprojek in die gemeente geïnisieer en deurgevoer. Maar dit sou egter nie al wees waarby hy in sy dienstydperk betrokke was nie. Ook sou die aanbou van 'n badkamer in hierdie tyd by die pastorie plaasvind.

Nog 'n verwikkeling gedurende 1979 het tot vandag toe nog 'n effek. Die vorige tuinhulp is gearresteer weens daggahandel wat die gaping gelaat het vir ou Willem om in April 1979 aangestel te word as die nuwe tuinhulp. Tot vandag toe nog, na sowat twaalf jaar, lewer hy getrou sy dienste by die kerk.

'n Ander bekende in die gemeente het ook in hierdie tyd sy opwagting gemaak. Die blou Kombi wat van vroeg af reeds kinders aangery het kerk toe en gemeentelede en kerkraadslede oor ver paaie na verskeie vergaderings geneem het, is aan die begin van 1980 as 'n tweedehandse voertuig vir die bedrag van R3 200 aangekoop. Later, in 1983, sou nog 'n voertuig sy opwagting in die gemeente maak toe die kerkraad besluit het om 'n bus vir onder andere die vervoer van kinders na en van die erediens en kategese, vir 'n bedrag van R8 000 aan te koop.

'n Geliefde Leraar word aan die dood afgestaan

Vir bykans vier jaar sou Ds Abeltjie met sy innemende en liefdevolle geaardheid die gemeentelewe versier totdat sy afsterwe op 9 Junie 1981 hieraan 'n einde sou bring. Vir die gemeente asook die gemeenskap van Phalaborwa was dit 'n groot skok. Maar deur die hartseer heen het 'n grootse getuigskrif vir Ds Abeltjie na vore gekom. Dit het algaande duidelik geword hoe hy, voortbouend op die werk van sy voorgangers, die gemeente gelei het tot volwassenheid, want die funksies en verantwoordelikhede in die gemeente is nagekom sonder dat daar 'n ineenstorting van die gemeentelewe was.

Die Here voorsien weer en die eerste dienspligkapelaan kom

Reeds in 1980 was die eerste sprake daar dat die ontwikkelinge rondom die Weermagbedrywighede in die gebied sou meebring dat 'n dienspligkapelaan van die Nederduitsch Hervormde Kerk na Phalaborwa gestuur sou word. Op 24 September 1980 verneem die kerkraad dat Prop. J F Wilson in Junie 1981 hierheen sou kom en dat hy ook by die gemeentewerk sou kon inskakel.

Min het hy en die kerkraad besef hoe vinnig en van watter omvang hierdie inskakeling sou wees. Met sy aankoms in die gemeente was Ds Abeltjie maar pas oorlede en het die volle verantwoordelikheid om leiding in die gemeente te neem, op sy skouers beland. Hierin was die Suid-Afrikaanse Weermag baie tegemoetkomend deurdat Ds Jan redelik baie tyd kon afstaan aan die gemeente-bedrywighede.

Gedurende hierdie tyd is die gedagte ook geopper dat daar gedink moet word aan die vorming van 'n tweede standplaas in die gemeente. Aangesien daar 'n groot groei in die lidmatetal was, sou so 'n stap later ook 'n noodsaaklikheid wees. Die kerkraad het dit besef en op sy vergadering van 23 September 1981 die besluit geneem om 'n tweede pastorie te bou. Die gemeentevergadering het hiermee saamgestem en op 14 Februarie 1982 toestemming verleen dat die kerkraad kon voortgaan met die projek.

Ds P R Prinsloo se dienstydperk in die gemeente

Intussen het die kerkraad voortgegaan om 'n predikant te beroep sodat die vakante standplaas weer gevul kon word aangesien die dienspligkapelaan, Ds Jan Wilson, slegs in 'n deeltydse hoedanigheid in die gemeente bevestig is. Met die aanvaarding van die beroep en sy bevestiging in die gemeente in Januarie 1982, sou Ds P R Prinsloo die vyfde voltydse predikant van die gemeente Phalaborwa word.

Sommer met die intrapslag sou hy gemoeid raak met die bou van die tweede pastorie. Nadat die gemeentevergadering die bouprojek goedgekeur het is die nodige planne gefinaliseer. Op 14 November 1982 aanvaar die gemeente 'n tender vir die bedrag van R109 000 vir die bou van die pastorie. Aangesien daar op daardie tydstip nagenoeg R60 000 op belegging was, sou die

gemeente slegs sowat R50 000 moes leen om die projek te finansier. As boukommissie is gekies: Ds en Mev Prinsloo en ouderlinge P J Greyling, J J Willemse en J R Britz. Die bouwerk het vroeg in 1983 begin en sou ongeveer 'n jaar duur. Na voltooiing is dit uitverhuur totdat die eerste pastoriepaar hulle intrek daarin sou neem in 1987.

'n Verdere verbetering van die kerklike eiendomme sou ook nog in Ds Flip se dienstyd plaasvind. In Junie 1986 het die kerkraad besluit om in die plek van die gordyne, permanente afskortings in die kategese-sentrum aan te bring. Dit sou die kategese-sentrum nog meer doelmatig maak deurdat elke klas nou afgesonderd hulle werk kon doen. Aan die ander kant sou dit egter weer die behoefte na 'n saal na vore laat kom waar funksies of groter byeenkomste geakkommodeer kan word.

Hoe dit ook al sy, met doelmatige geboue op die kerkterrein waarin en waarom die gemeente-aktiwiteite kon plaasvind, met voldoende beskikbare vervoer asook met groot ywer en toewyding vanaf die ampsdraers en lidmate, het die gemeentelewe gebloei en het baie dinge ook in hierdie tyd hulle beslag gevind.

So het 'n baie belangrike aspek van kerkwerk wat tans in die gemeente van onskatbare waarde is, in dié tyd 'n groot stukrag gekry, naamlik Evangelisasiewerk. Dit was altyd op die agenda van die Koninkrykswerk van die gemeente, maar eers in 1984 is daar daadwerklik gepoog om dit op 'n georganiseerde basis te doen. Op 18 Januarie 1984 sonder die kerkraad ouderling Jan du Preez af om intens gemoeid te wees met evangelisasie - 'n besluit wat uiteindelik tot groot vrug in die gemeente sou lei. Onder die leiding van Ds Flip en ouderling Jan is daar aanvanklik deur die EE III-kursus gepoog om lidmate op te lei om as evangelisasiewerkers op te tree. Dit was egter nie lank voordat die Hervormde Kerk 'n eie kursus, genaamd Gemeentelike Evangelisasie Toerustingsprogram, of in kort GETP, daargestel het nie. So is daar in 1985 begin om hierdie kursus weekliks op Donderdagaande aan te bied om meer en meer mense op te lei om andere weer te kan besoek en te bearbei met die oog op inskakeling in die gemeente.

Rondom die eredienste was daar ook noemenswaardige verwikkelinge. Vanaf die vroeë beginjare, toe daar met 'n handjievol lidmate afgestig is, het die lidmatetal van die gemeente algaande gestyg. Dit het in so 'n groot mate gebeur dat daar reeds in 1984 sprake daarvan was om twee eredienste in die oggend te hou. Hierdie gedagte sou uiteindelik in 1986 realiseer, maar die reëling het egter nie vir lank bestaan nie. Na ongeveer 'n halwe jaar is daar weer teruggekeer na die hou van een erediens in die oggende.

'n Verdere gebruik rondom die eredienste wat steeds gehandhaaf word, het ook in Ds Flip se dienstyd 'n aanvang geneem. In 1986 is daar begin om opnames van die prediking te maak wat meegebring het dat daar algaande 'n groot versameling van preke by die Kolporteur opgebou kon word vir gebruik in die gemeente. So kan die stemme van vorige, geliefde predikers nou nog steeds in die huise van gemeentelede weerklink.

Die vroeë tagtigerjare sou ook die instelling van diensgroepe in die Hervormde Kerk meebring. Van die begin af sou hierdie gedagte rondom die barmhartigheidsdiens van die gemeente onder leiding van die diakens, met groot entoesiasme in die gemeente ontvang word. Mettertyd kon die getal daarvan in die gemeente as gevolg van die belangstelling en meelewing, toeneem tot ses geïmplimenteerde en aktiewe Diensgroepe, naamlik Diensgroepe vir Behoeftiges, Siekes, Chemiese Afhanklikes, Huweliks- en Gesinsorg, Bejaardes en die Speelgroepie. Die seën en die vreugde wat hierdie dienswerk vir so baie mense deur die jare ingehou het en nog steeds inhou, kan moeilik onder woorde gebring word.

'n Belangrike toevoeging tot die bedieningspatroon in die gemeente was die aanstelling van 'n Maatskaplike Werker van die Ondersteuningsraad wat 'n groot bydrae in die gemeentelewe sou maak. Vanaf die begin van 1985 sou Mev D van Zyl die pos vul totdat sy in Maart 1988 na die Rand verhuis het. Sy is enkele maande later opgevolg deur Mev A E Bosch wat die gemeente tans nog op 'n weeklikse basis vanaf Tzaneen bedien.

'n Gedagte wat heelwat vroeër reeds in die kerkraad geopper is, sou ook in hierdie tyd kon realiseer. Op 1 September 1985 is Mev H de Lange aangestel as die eerste Administratiewe Beampte in die gemeente en is die kombuis by die kerk omskep in kantore om haar en die Maatskaplike Werker te huisves. Sy sou die pos beklee tot die helfte van die volgende jaar toe sy die dorp verlaat het na die afsterwe van haar man. Haar opvolger was Mev Rina van Vuren wat op 3 Augustus 1986 in die pos aangestel is. Tot vandag is sy nie net vir die predikante nie, maar ook vir baie lidmate 'n steunpilaar en lewer sy 'n diens van onskatbare waarde aan die gemeente.

Dit was egter nie al toename in vroulike betrokkenheid rondom die dienswerk in die gemeente, wat Ds Flip se tyd sou kenmerk nie. Op 12 Augustus 1984 word suster J M Fourie tydens 'n gemeentevergadering as diakones verkies om sodoende die eerste vroulike kerkraadslid in die gemeente te word. Dit het die weg gebaan vir meer susters om in die ampte te dien en van hulle werksaamhede kon daar nog altyd net met groot lof gepraat word.

Die grootste, ingrypendste verandering in die bedieningspatroon in die gemeente sou egter ook in hierdie tyd sy beslag kry. Alhoewel daar vroeër reeds gedink is aan so 'n moontlikheid en daar selfs ook voorsiening gemaak is vir die toekoms deur 'n tweede pastorie te bou, sou die skep van 'n tweede standplaas eers teen die einde van 1985 ernstige oorweging geniet. Op 16 Oktober 1985 meld Ds Flip aan die kerkraad dat omstandighede in die gemeente so verander het, dat meerdere bediening 'n noodsaaklikheid geword het. Boonop het die ringsvergadering van 1985 ook opdrag gegee dat die kerkraad van Phalaborwa hierdie saak dringend sou ondersoek aangesien die lidmatetal reeds tot ongeveer 750 gestyg het. 'n Kommissie is toe saamgestel om hierdie ondersoek te doen en op hulle voorstel word besluit dat 'n tweede predikantstandplaas teen Augustus 1986 geskep wou word. Op 24 September 1986 is die saak weer bespreek, maar as gevolg van bekommernis rondom die finansiële implikasies wat 'n tweede standplaas sou meebring, kon geen finaliteit hieroor bereik word nie. Die behoefte aan meerdere bediening sou egter uiteindelik die deurslag gee, want met die

volgende kerkraadsvergadering, op 15 Oktober 1986, word besluit om, nieteenstaande die finansiële implikasies, tog voort te gaan met die skep van 'n tweede standplaas in die gemeente. Hiermee was die gemeentevergadering van 9 November 1986 dit eens en is die weg gebaan vir die beroep van 'n medeleraar na die gemeente. Hierna is die hele aangeleentheid aan die ringskommissie voorgelê en na die nodige goedkeuring kon die kerkraad in Februarie 1987 'n predikant vir die nuutgevormde standplaas beroep.

Kapelane

Intussen het die dienspligkapelane, verbonde aan 7SAI, ook as't ware gekom en gegaan. Ds Jan Wilson het aan die einde van 1982 met sy diensplig klaargemaak en 'n beroep na die gemeente Klerksdorp-Oos aanvaar. Sy opvolger as dienspligkapelaan sou Prop D W van der Watt wees, wat in Mei 1983 in die gemeente georden en bevestig is. Waar Ds Jan Wilson in sy dienstydperk naas twee preekbeurte per maand, ook die volwasse katkisasie en drie wyke hanteer het, is die reëling nou verander sodat Ds Danie van der Watt, naas sy preekbeurte, intensief met Jeugwerk gemoeid sou wees - 'n reëling wat ook sou geld ten opsigte van sy opvolgers. Na sy aanvaarding van 'n beroep na die kombinasie-gemeentes Riebeeckstad/Hennenman aan die einde van 1984, sou nog twee proponente as dienspligkapelane na Phalaborwa kom. Die eerste van hulle was Prop W J M Breytenbach wat in Junie 1986 in die gemeente georden en bevestig is. Ds Willem sou later ook die voorreg smaak om vir 'n tweede keer in die gemeente bevestig te word, want na die verstryking van sy dienspligtydperk, sou hy as voltydse predikant weer na die gemeente beroep word. Die laaste dienspligkapelaan wat na Phalaborwa sou kom, was Prop J D Venter wat in Junie 1988 in die gemeente georden en bevestig is. As gevolg daarvan dat 'n tweede standplaas in die gemeente tot stand gekom het, het die Weermag geoordeel dat daar nie 'n verdere behoefte bestaan na die dienste van 'n dienspligkapelaan van die Hervormde Kerk nie. Met die vertrek van Ds Kobus aan die einde van 1989 na die gemeente Oos-Londen, sou die era van die dienspligkapelaan in die gemeente Phalaborwa dus ook tot 'n einde kom.

Dit sou egter nie net dienspligkapelane wees wat 'n rol gespeel het in die gemeente nie, maar ook 'n Staandemag kapelaan, naamlik Ds M J Riekert. Sy verbintenis met die gemeente Phalaborwa sou in Januarie 1984 begin nadat hy as Staandemag kapelaan na 5 Verkenningskommando te Skiettocht beroep is en hy dus ook kerklik by die gemeente Phalaborwa moes inskakel. Ook hy sou twee preekbeurte per maand waarneem en verder gemoeid wees met Evangelisasiewerk in die gemeente. Hierdie werksverdeling het egter nooit werklik gerealiseer nie as gevolg van Ds Tinus se werksomstandighede in Weermagverband wat meegebing het dat hy dikwels vir lang en ongereelde tye uithuisig was. Na bykans drie jaar se verbintenis met die Suid-Afrikaanse Weermag en die gemeente Phalaborwa, het hy teen die einde van 1986 'n beroep na die studentegemeente Philadelphia aangeneem.

Met groot dank word daar terug gekyk na die ondersteunende werk wat elkeen van hierdie kapelane in die gemeente verrig het.

**Meerdere bediening - Di W J M Breytenbach en D W van der Watt**

Na die nodige goedkeuring het die kerkraad in Februarie 1987 'n vorige dienspligkapelaan, Ds Danie van der Watt na die gemeente beroep om sodoende die tweede standplaas te vul. Hy het die beroep aanvaar, maar die geleentheid dat die twee standplase tegelyk gevul sou wees, sou bykans 'n jaar later eers plaasvind, want kort voordat Ds Danie in die gemeente ontvang en bevestig sou word, het Ds Flip in April 1987 'n beroep na die gemeente Middelburg aanvaar. Saam met die vreugde om die tweede standplaas te kon vul, was daar dus ook die hartseer om 'n geliefde herder en leraar wat in 'n bietjie meer as vyf jaar soveel vir die gemeente beteken het, aan 'n ander gemeente af te staan.

Nadat die Jakkalsbessiepastorie na voltooiing vir ongeveer drie jaar uitverhuur is, sou Ds Danie en sy gesin in Junie 1987 die eerste predikantsgesin word wat die nuwe pastorie betrek. Vir ietwat meer as 'n halwe jaar sou hy alleen as die sesde voltydse predikant in die gemeente arbei aangesien die kerkraad besluit het om nie dadelik weer te beroep nie. Hulle het verkies om te wag totdat Ds Willem teen Oktober van daardie jaar beroepbaar sou wees na verstryking van sy diensplígtydperk. Intussen sou die Janssenssingelpastorie enkele veranderinge teen 'n koste van ongeveer R7 000 ondergaan om dit geriefliker te maak.

Die ideaal om tegelyk albei die standplase gevul te hê, sou uiteindelik in Januarie 1988 verwesenlik word toe Ds Willem in die gemeente bevestig is as die sewende voltydse predikant. Hierdie bevestiging sou 'n uitsonderlike gebeurtenis in die kerk meebring, want dit gebeur sekerlik nie dikwels dat twee medeleraars in 'n gemeente mekaar kan bevestig nie. Met Ds Flip se vertrek uit die gemeente was daar weereens 'n kort tydjie waarin 'n dienspligkapelaan alleen in die gemeente werksaam was. Die gevolg was dat, met die koms van Ds Danie na Phalaborwa, hy toe deur Ds Willem in die gemeente bevestig is. Die rolle van bevestiger en bevestigde sou enkele maande later omgeruil word toe Ds Danie weer vir Ds Willem bevestig het.

Waar bykans elkeen van die vorige predikante by een of ander bouprojek in die gemeente betrokke was, sou dit nie die geval wees met Ds Willem en Ds Danie nie. Hulle kon die voorreg beleef om saam in die gemeente te arbei rondom die goeie fasiliteite wat hulle voorgangers daargestel het. Dit sou egter in hulle tyd nodig wees om indringende aandag aan die opknap van die kerkgebou en orrel te gee. Reeds in Oktober 1987 was daar sprake dat sodanige opknapwerk noodsaaklik geword het, maar dit sou eers bykans 'n jaar later teen 'n totale koste van ongeveer R40 000 plaasvind. Hierdie herstelwerk aan die kerkgebou sou uiteindelik saam met 'n ander bydraende faktor daartoe lei dat die gemeente teen die einde van 1988 aansoek moes doen vir oortrokke fasiliteite van etlike duisende rande. Die bydraende faktor was die geleidelike daling van die lidmaatgetal vanaf 766 in 1987 na 630 in 1989. Hierdie daling het voorgekom as gevolg van baie verhuisings wat uit die dorp plaasgevind het nadat daar grootliks gerasionaliseer is by die groot Maatskappye in Phalaborwa. In enige gemeente sou so 'n daling in die lidmaatgetal invloed uitoefen, trouens, op baie plekke sou die nagenoeg 130 belydende lidmate wat Phalaborwa verlaat het 'n hele gemeente kon verteenwoordig!

Hou daarby in gedagte dat die tweede standplaas kort tevore gevul kon word en die opknap van die kerkgebou ook 'n groot finansiële verpligting meegebring het en dit is geen wonder dat hierdie tyd ook beleef is as 'n krisistyd rondom die finansiële situasie van die gemeente nie.

As gevolg hiervan het die omgekeerde van wat vroeër die geval was ook in die tyd voorgekom. By 'n paar geleenthede in die verlede was dit die gemeente Kampersrus wat by die gemeente Phalaborwa aangeklop het om te vra vir die vorming van 'n kombinasie tussen die twee gemeentes. Die laaste sprake was juis so onlangs soos September 1983 waartydens op 'n kerkraadsvergadering berig is dat die gemeente Kampersrus moontlik belangstel om 'n predikant te beroep in kombinasie met Phalaborwa. Klaarblyklik was die gedagte ook dat die nuwe pastorie in Phalaborwa gebruik kon word om so 'n predikant te huisves. Hiervan het egter niks gekom nie. Enkele jare later in 1988, sou hierdie gedagte as gevolg van die swak finansiële situasie egter sy oorsprong by die kerkraad van Phalaborwa hê toe daar aan die finansiële kommissie opdrag gegee is om die moontlikheid van 'n kombinasie met Kampersrus rondom een van die standplase in Phalaborwa te ondersoek. Daar is egter later besluit om nie te probeer om so 'n kombinasie tot stand te bring nie, maar eerder die finansiële probleem daadwerklik aan te spreek en op te los.

Hierdie ongesonde finansiële toestand sou vir ongeveer twee jaar voortduur totdat daar teen die einde van 1990 met 'n batige saldo afgesluit kon word. Om dit te kon bereik, was slegs moontlik as gevolg van die toegewyde en harde werk deur baie gemeentelede. So sou daar in 1989 en 1990 met groot Basaarpogings vorendag gekom word wat ongeveer R35 000 en R50 000 onderskeidelik opgelewer het. Hierdie pogings het bestaan uit 'n hele jaar se harde werk om fondse in te samel wat 'n groot verskeidenheid projekte verteenwoordig het. Verdere hulp om uiteindelik die oortrokke fasiliteite te kon uitwis, het ook verder gekom deurdat enkele lidmate teen die einde van 1990 ruimhartige skenkings van bykans R28 000 gemaak het.

So kon die gemeente Phalaborwa onder die seënende hand van die Here, ongeag moeilike finansiële omstandighede landwyd, tog daarin slaag om gelowig en biddend te arbei sodat hierdie krisis ook deurleef kon word.

Die gesamentlike dienstydperke van Ds Willem en Ds Danie sou egter nie net gebuk gaan onder die hantering van die finansiële toestand van die gemeente nie. Tussen alles deur kon daar voortgebou word aan die gemeentelewe op die deeglike fondamente wat hulle voorgangers gelê het. Die verdeling van die gemeente in 'n Ooste- en Westekant is ook behoorlik deurdink en geïmplimenteer sodat daar saam op 'n vaste basis gebou kon word aan 'n nuwe bedieningsprogram in die gemeente rondom die twee standplase. Die, nou al bekende VDM-vergaderings op Dinsdae, waartydens die predikante hulle weeklikse verpligtinge en verantwoordelikhede met mekaar deurtrap, het ook in hierdie tyd 'n aanvang geneem. Dit het verseker dat daar altyd 'n oop vertrouensverhouding tussen die twee medeleraars was wat hartlike samewerking verseker het.

Na ietwat meer as twee jaar in die gemeente sou Ds Willem in April 1990 van Phalaborwa afskeid neem nadat hy 'n beroep na die gemeente Sabie aanvaar het. So het daar 'n einde gekom aan die eerste medeleraarskap in die gemeente Phalaborwa. Die tweede sou weldra begin.

Meerdere bediening voortgesit - Di C B Enslin en D W van der Watt

Na die vertrek van Ds Willem sou die tweede standplaas nie lank vakant wees nie. Met die bevestiging van Ds C B Enslin in Augustus 1990 as die agtste voltydse predikant in die gemeente, het die volgende medeleraarskap tot stand gekom. Al is dit nog maar 'n kort rukkie wat verby is, is dit reeds duidelik dat dieselfde mate van hartlike samewerking ook hierdie medeleraarskap sal kenmerk.

As die huidige predikante in die gemeente het Ds Nardus en Ds Danie dan ook die voorreg om hierdie feesjaar, feesmaand en feesnaweek saam met elke gemeentelid te beleef. Veral wanneer die boek van die geskiedenis so effens oopgemaak word en die geseënde verloop van 'n gemeentelewe raakgesien word, kan daar nie anders as om besef te word hoe groot hierdie voorreg werklik is nie.

**VERPOSING BY 'N GROOT MYLPAAL**

Feitlik ongesiens het die tyd sy haastige loop geneem om ons by die kwarteeufeesvieringe van ons gemeente te bring. Dit voel maar soos gister en eergister wat ons vir die eerste keer begin praat het oor die groot feesvieringe wat voorlê - en in werklikheid was dit reeds in 1989 genoem dat ons vroegtydig sou moes begin met die reëlings!

Vir baie van ons ouer lidmate sal dit seker ook nog meér so voel, want hoeveel van die gebeure wat in hierdie bladjie beskryf is, sal nie vir hulle voel asof dit maar nou die dag nog gebeur het nie .....

Maar hoe dit ookal sy, ons het nou by hierdie groot mylpaal in ons gemeente se geskiedenis gekom. Dit sal miskien goed wees as ons vir 'n oomblik so 'n bietjie om ons kan kyk.

Wat sien ons raak? Hoe lyk ons gemeentelewe nou .... na 25 jaar?

Om hierdie vraag in een woord te probeer beantwoord is inderdaad ook nie moeilik nie. Want wat anders kan daar gesê word as dat ons gemeentelewe waarlik geseënd is? Oral is die bewarende en seënende hand van die Here so duidelik sigbaar in ons gemeente se doen en late. Wat anders kan daar ook in ons harte wees, as juis die grootste blydskap en dankbaarheid vir hierdie nabyheid en goedheid van ons Here!

Na 25 jaar kan ons onder andere sê dat ons eredienste, waar ons as gemeenskap van gelowiges in al groter wordende getalle twee keer per week byeen kom, waarlik die middelpunt van ons gemeentelewe is. Ons gemeentesang het ook deur die jare ontwikkel tot 'n sieraad waaroor menige besoekende predikant en lidmaat ons al gekomplimenteer het. Terugskouend kan ons sê dat dit die vrug is op die gereelde sangoefeninge waarmee daar vroeg reeds in die bestaan van ons gemeente begin is. Die vorming van 'n gemeentekoor het beslis ook hiertoe 'n groot bydrae gelewer.

Wat ons ook raaksien wanneer ons vandag om ons kyk, is dat ons gemeente in 'n groot mate 'n meelewende gemeente is. Die grootste deel van ons gemeente bestaan uit betrokke lidmate wat met groot ywer op verskeie terreine van ons gemeentelewe inskakel en meewerk. So is die hele diensgroepstruktuur in ons gemeente, onder die leiding van entoesiastiese diakens, 'n geleentheid wat deur baie van ons lidmate en ampsdraers gebruik word om hulle roeping tot diensbaarheid daadwerklik uit te leef. Voeg daarby die werksaamhede van ons ouderlinge waar hulle arbeid in breër verband besig is om georganiseer te word in werkgroepe waarby vele lidmate en ampsdraers ook reeds ingeskakel is, en daar kan inderdaad gesien word hoe hierdie gemeente van ons die ruimte en geleenthede tot aktiewe meelewing en betrokkenheid al meer aangryp en benut.

Evangelisasie kom by ons, seker soos in min ander gemeentes van ons Kerk, volkome tot sy reg. Met groot geloof, insig, nugterheid en liefde word hierdie moeisame arbeid verrig om

helderheid te bring waar die duisternis van kerkloos- en kerklosheid oorgeneem het. Die vrugte hiervan pluk ons steeds in ons gemeentelewe.

Verder kan ons ook nie die arbeid van die NHSV in ons gemeente miskyk nie. Vandag is hulle steeds met hulle liefdevolle en seënende arbeid 'n toonbeeld van die geloof, hoop en liefde wat daar in die vroue-lidmate van ons gemeente leef.

Die Jeugwerk in ons gemeente kon ook deur die jare groei tot waar ons nou al kan praat van drie Jeugverenigings, te wete die Laerskooljeug, Hoërskooljeug en Werkende jeug. Al drie hierdie verenigings het hulle stempel deeglik op ons gemeentelewe afgedruk en bied vir al ons jongmense 'n mooi geleentheid om op hulle vlak en op hulle manier betrokke te wees by ons gemeentelewe. Hierby kan ons sê dat die kategese in ons gemeente as't ware die hoeksteen van al ons jeugbedrywighede is waar 'n gelowige kategetekorps weekliks die vormingswerk aan jong lewens behartig om hulle voor te berei vir die aflegging van geloofsbelydenis en die verantwoordelikhede van 'n belydende lidmaat.

Soveel meer kan nog gesê word oor ons gemeentelewe. Daar is byvoorbeeld nog die weeklikse Bybelstudies waar die geleentheid gebruik word om God se Woord nog beter te leer ken. Maar reeds net hierdie genoemde aktiwiteite en verwikkelinge is genoeg om te besef dat die Here inderdaad vir ons goed is. Onder sy seënende hand kon ons groei tot 'n mooi gemeente waarop die Kerk met reg trots kan wees.

Daarvoor is ons die Here opreg dankbaar en kan ons nie anders as om al die lof en eer aan Hom te bring nie, want dit kom Hom toe. Hy is ons Here en ons God.

**'N LAASTE DANKWOORD**

Om die verloop van enkele gebeure in ons gemeente se geskiedenis te kon naslaan en saam te vat in 'n bladjie soos hierdie, was in werklikheid nie 'n eenmanpoging nie. Ek kon ryklik put uit die nougesette handewerk van al die skribas wat die gemeente al gehad het. Waar ek hierdie Feesblad aan hulle opdra, vermeld ek graag elkeen van hulle:

| | |
|---|---|
| N J van Schalkwyk | 1966 - 1971 |
| P J Greyling | 1971 - 1976 |
| G C Roos | 1976 - 1977 |
| N J van Schalkwyk | 1977 - 1978 |
| P J Greyling | 1978 - 1987 |
| H F C Prinsloo | 1987 |
| P T van Staden | 1988 - 1989 |
| P J Greyling | 1989 - |

Mag die optekening van die volgende kwarteeu se geskiedenis met net soveel sorg en keurigheid gedoen word.

**Ds D W VAN DER WATT**

